SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 18 NOVEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met die weeklikse nuusbulletin. Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

STILSLEUTEL Met leedwese kondig ons die afsterwe aan van Hugo Thiart, ZS1XB, op 11 November na 'n lang siekbed. Vroeër jare was hy 'n groot krag in die Boland en sal baie gemis word. Aan sy eggenote Grieta en kinders betuig ons ons innige meegevoel.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

FINALE UITSLAE VAN DIE BHF/UHF KOMPETISIE

VOLGENDE RAE OP 23 MEI 2002

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

ANTENNA WETTE SAL SUID-AFRIKAANSE AMATEURS KNYP

RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS.

AFRIKA TELECOM 2001

DIE 100STE VERJAARSDAG VAN MARCONI SE HISTORIESE TRANS-ATLANTIESE RADIO- UITSENDING

SARL PUBLISEER ROEPSEINBOEK

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

FINALE UITSLAE VAN DIE BHF/UHF KOMPETISIE Die September uitslae word in hakkies aangedui.. VELDSTASIE 1 ZS6MRK 9244.5 (1066.5) 2 ZS4BFN 4105.5 (696) 3 ZS6SRC 793.5 (0)

VASTE STASIE MULTI-MODUSSE 1 ZS4SRK 10959 (979) 2 ZS6STN 3768 (522) 3 ZS4NS 1625 (130)

VASTE STASIE FM ALLEEN Hierdie stasies het net in September deelgeneem. 1 ZS6XT 195 2 ZR5DK 128 3 ZS5KL 92

FINALE ALGEHELE WENNERS 1 ZS4SRK 10959 2 ZS6MRK 9244.5 3 ZS4BFN 41055.5

Veels geluk aan die deelnemrs en veral die algehele wenners.

VOLGENDE RAE OP 23 MEI 2002

Rassie ZS1YT het SARLNUUS meegedeel dat volgende RAE op Donderdag 23 Mei 2002 afgeneem sal word. Die sluitingsdatum vir inskrywings is reeds 16 April 2002. Geen laatinskrywings sal aanvaar word nie. Die inskrywingsfooi vir

hierdie eksamen beloop R235-00. Hierdie fooi sluit die suksesvolle kandidate se eerste lisensie asook RAE sertifikaat in. Beide word uitgereik deur OKOSA. Op die inskrywingsvorm moet elke kandidaat 'n keuse van 3 roepseine aandui. Die SARL sal poog om, waar moontlik, een van hierdie roepseine aan die kandidaat toe te ken. Die inskrywingsvorm vir die RAE is beskikbaar op die SARL webwerf by www.sarl.org.za

NOMINASIES VIR RAADSLEDE EN MOSIES VIR DIE ALGEMENE JAARVERGADERING

Die volgende Algemene Jaarvergadering van die SARL word op 20 April 2002 gehou word en ter voorbereiding van die geleentheid word nominasies en mosies ingewag. Daar is tans 6 vakatures op die Raad en volgens Reël 16.2 word nominasies gevra van lede van die SARL om die vakatures te vul. Indien meer as 6 nominasies ontvang word, sal 'n stemming gehou word. Elke nominasie moet die volgende insluit: 1. Volle name, roepsein en adres van die genomineerde. 2. 'n Amateurverwante CV van hoogstens 200 woorde. 3. 'n Ondertekende verklaring van die genomineerde dat hy/sy die nominasie sal aanvaar en op die Raad van die SARL sal dien indien verkies. 4. Elke nominasie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees. 5. Alleenlik volopbetaalde lede (Reël 16.3) van die SARL mag genomineer word, voorstel en sekondeer. Die nominasies moet die Sekretaris nie later nie as 30 November bereik. Mosies vir voorlegging aan en bespreking by die Algemene Jaarvergadering van die SARL word vanaf lede ingewag. Elke mosie moet die volgende bevat: 1. 'n Duidelike beskrywing van die mosie. 2. 'n Motivering ter ondersteuning van die mosie. 3. Elke mosie moet deur 'n voorsteller en sekondant onderteken wees. Die mosies moet die Sekretaris nie later as 14 Desember 2001 bereik nie. Die nominasies sowel as die mosies moet geadresseer word aan: Die Sekretaris, SARL en gepos word aan Posbus 101465, Scottsville, 3209 of gefaks word aan 033 260 5586. Ander kontakbesonderhede is: Tel 033 260 5952 en e-pos zs5kd@futurenet.co.za.

ANTENNA WETTE SAL SUID-AFRIKAANSE AMATEURS KNYP

Die lesing wat Tim Allam, VE6SH, Woensdagaand by die NARS aangebied het oor "hoe om jou antennas orent te hou", was baie leersaam. Die bywoning het egter aangedui dat Suid-Afrikaanse amateurs nie bekommerd is dat die nuwe regulasies en die omgewing-impakwet hulle sal raak nie. Tim Ellam, 'n Telekommunikasie regsgeleerde, het die omstandighede in Kanada geskets. Hoewel die reguleerder daar die finale sê het oor antennastrukture, speel die regulasies en reëls van die stad en distrikregerings 'n belangrike rol. Die Reguleerder bly in die agtergrond en laat net sy stem hoor wanneer 'n dooie punt bereik word. Dit veroorsaak duur hofsake en uitgebreide omgewingstudies. Suid- Afrikaanse amateurs is slegter daaraantoe. Die reguleerder het geen sê oor antennastrukture nie, die finale goedkeuring van antennastrukture berus by die stadsrade en in sommige gevalle by streeksrade. Die Omgewingswet lê sekere prosedures neer maar die bevoegdheid is aan die provinsies oorgedra. M.a.w. dit bepaal die reëls en prosedures wat die metros en streeksrade moet volg. Dit verwys hoofsaaklik na omgewingimpak. Die plaaslike owerhede kyk na die veiligheid

en strukturele aspekte. As die georginseerde amateurradio nie betrokke in die provinsiale prosesse bly nie, sal radioamateurs spoedig meer as R10 000 moet betaal om 'n omgewingstudie te laat maak voordat planne vir goedkeuring ingedien kan word. Dis die rede waarom die SARL die SOK komitee ingestel het, 'n liggaam met lede wat elke provinsie verteenwoordig om ontwikkeling te monitor sodat tydige tussenkoms, die saak van amateurradiotorings kan stel. Dit was suksesvol in KwaZulu- Natal bewerkstellig. KZN, Oos- en Wes-kaap dien nou op die komitee. Sal die res van die land wag totdat dit te laat is? Tim Allem het 'n aantal nuttige aanbevelings gemaak en het in diepte, hoe die amateur sy bure, plaaslike owerheid, moet benader en watter tipe briewe te gebruik in die verskillende en gevalle. Hy het 'n kopie van die boek getiteld "Antenna and the Law" aan die SARL geskenk en ook 'n laserskyf waarop voorbeelde van briewe voorkom, wat met klein wysigings vir ons geskik sal wees. Sommige van die materiaal sal binne kort in die ledeafdeling van die SARL webwerf beskikbaar wees. Klubs in die oorblywende provinsies word versoek om te vergader en 'n gemeenskaplike provinsiale verteenwoordiger op die SOK aan te stel. Stuur sy/haar kontakbesonderhede aan: cpas@intekom.co.za.

RADIOAMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENNINGS.

'n Paar nominasies vir die Radioamateur van die Jaartoekennings is ontvang. Hoewel die sluitingsdatum 15 November was, is daar nog tyd tot SaterdaG 24 November om nominasies per faks of e-pos te stuur. Lees die voorskrifte aandagtig. Die toekenninmgs word aan persone gemaak vir wat hulle bygedra het tot die ontwukkeling van amateurradio en nie vir persoonlike prestasies soos die jongste amateur nie. Nominasies kan gefaks word aan 012 991-5652 of per e-pos aan: armi@intekom.co.za. Kyk 'n bietjie rond en sien of daar iemand is wat uitgeblink het om amateurradio te bevorder, wat 'n tegniese bydrae gelwer het waarby ander kan baat. Nominasie vorms verskyn op die SARL webwerf by www.sarl.org.za of kan aangevra word by 012 991-5652.

AFRIKA TELECOM 2001

Die ITU Telecom Afrika 2001 het Vrydagaand geëindig. Die hoofdoel van die IARU deelname was om teenwoordigheid te toon en om met Afrika ministeries te gesels om amateurradio by ITU konferensies te steun. Interessante informele besprekings het plaasgevind wat groot belofte inhou vir steun by die Wêreld Radio Konferensie in 2003 en die ontwikkeling van amateurradio op die Afrikavasteland. In apparte gesprekke het beide die minister en direkteur-generaal van kommunikasie onderneem om die nuwe regulasies waarin die leerlinglisensie verskyn, te bespoedig en die vermindering in morsekodespoed. Die klimaat het nou drasties verbeter met die telekommunikasiewet voor die parlement en na verwagting deur die President geteken sal word. Baie belangstelling is getoon in die Rampkomunikasie Forum waar Tim Ellam, verteenwoordiger van die IARU president, 'n lesing gelewer het oor amateurradio-noodkommunikasie. Die vraag of die morsekode spoed verminder gaan word is in die forum bespreek en 'n verteenwoordiger van die Suid-Afdrikaanse Reguleerder het beaam dat die nuwe regulasies gou toegepas sal word. 'n Onderhoud met Tim Allem sal in vol-

gende week se ARMI gehoor word. Gedetaileerde verslae word voorberei en alle besprekings word saamgevat met gevolglike wedersydse aksieplan. Meer besonderhede sal in die bulletin verskyn namate dit bekend word.

DIE 100STE VERJAARSDAG VAN MARCONI SE HISTORIESE TRANS-ATLANTIESE RADIOUITSENDING

Die Marconi Radio Club, W1AA en die Falmouth Amateur Radio Association se radio-operateurs beplan om 'n Marconi historiese wêreldgeleentheid te vier. Op 12 Desember 2001 is dit die 100ste verjaarsdag van die eerste Trans-Atlantiese radio-uitsdending deur Guglielmo Marconi Die sein was 'n reeks 'SSS was per GG van Poldhu, Cornwall, Engeland na St John, New Foundland uitgesaai. Die Marconi Radio club sal die roepsein W1AA/CC gebruik en sal van Cape Cod, Massachusetts, VSA uitsaai. Dit was die perseel waar Marconi se Trans-Atlantiese radiostasie in 1903 was met roepsein "CC". Besoek die webwerf http://www.qrz.com/database?callsign=w1aa vir besonderhede ivm tye, frewkwensies en modusse van werking vir W1AA/CC. Berig verskaf deur Bob Doherty K1VV

SARL PUBLISEER ROEPSEINBOEK

Die SARL is voornemens om in die nabye toekoms 'n roepseinboek te publiseer. Ons versoek ALLE radioamateurs wie se adresse en roepseine verander het, om HK spoedig daarvan te verwittig sodat alle inligting in die nuwe roepseinboek so korrek as moontlik sal wees. Dit sal baie jammer wees nadat al die moeite gedoen is om 'n nuwe roepseinboek te publiseer, te vind dat honderde besonderhede foutief is. Dit mag wees dat jy voorheen jou besonderhede verstrek het, maar maak asb seker dat dit korrek aangeteken is. Vra 'n SARL lid wat 'n rekenaar het om jou besonderhede na te gaan of vra jou klub se komiteelede om dit te doen. Ons wil poog om die inligting so korrek as moontlik te hê, maar ons kan dit net met jou samewerking bereik. Ons bedank jou by voorbaat daarvoor.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnuus@mweb.co.za te stuur met 'n afskrif aan gth@freemail.absa.co.za. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans en Engels en stuur dit vroeg in die week. Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 9750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word. SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig. Hierdie bulletin is saamgestel en gelees deur Marten ZS6ZY …………………… vanuit ……………………. U het geluister na ZS6SRL. Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe. Totsiens almal. /ex